# PSALM 11

11

By God sal ek be - vei - lig wees;
my skui - ling is die Heer:
Hoe kan ek dan nog ie - mand vrees?
Wie durf dan nog be - weer:
"Die god - de - lo - se spel ge - vaar,
hy hou die pyl reeds teen die snaar."

1 2 3 4

X Lied :

2.
"Om die opregte dood te maak,
span hy die boog en mik.
Vlug haastig, voor die pyl jou raak,
vlug berge toe van skrik.
Hoe kan jy jou teen hul verweer
wat wet en orde om wil keer?"

3.
Hoe hemelhoog ook al sy troon,
Hy ken ons deur en deur:
Alsiende is Hy waar Hy woon,
Hy wat die mense keur.
Die goeie skei Hy van die kwaad.
Ek kan my op sy oog verlaat.

4.
Hy haat die onreg en geweld;
regverdig is die Heer.
Die slegtes word met vuur vergeld,
God sal opregtes eer.
Wie lewe in regverdigheid
ervaar God se teenwoordigheid.